Tema van Preek: **Naomi en Rut word genadiglik deur God na Betlehem teruggebring.**

Lees :Efesiers 4:25-32 ; Teks: Rut 1:19-2

Geliefde broers en susters in Christus,

Elke nou en dan gee ons regering* 'n staatsrede om 'n nuwe sessie van die parlement te open. Al die ministers en parlementslede vergader in die raadsaal. Ons president spandeer tyd om die planne van die regering te beskryf vir die volgende jaar. Jy kan sê die regering maak allerlei beloftes , al word hierdie spesifieke woord nie gebruik nie. Die volgende paar maande kyk ons met afwagting om te sien of die regering doen wat hul belowe het. As hulle nie by hulle beloftes hou nie, kan dit in die volgende verkiesing teen hulle tel. As iemand nie sy woord hou nie, sien ons dit as n slegte ding. Ons glo dat mense altyd hul woord moet hou, by hul beloftes moet bly.

God maak baie beloftes aan ons in die Bybel.Ons weet dat God altyd daardie beloftes sal hou. God is nie soos sondige mense nie. Ons is wispelturig en soms onbetroubaar. Regerings het ook al gefaal om hul beloftes te hou en so ook individue. Op God kan ons altyd vertrou. Hy vertel nie leuens nie . Hy faal nooit nie. Hy is altyd getrou.

Die eerste belofte wat in Bybel opgeskryf is, is in Genesis 3:15. Ons noem dit die "die moederbelofte" want dit is die belofte waarvan al die ander verlossingsbeloftes in die Bybel hul oorsprong het. Nadat ons voorouers Adam en Eva gesondig het teen God, het Hy hulle nie verlaat nie. Hy het hulle ook nie geignoreer nie. In plaas daarvan het hy hulle 'n belofte gegee. In Genesis 3:15 het hy gepraat met die slang, maar die belofte was vir Adam en Eva. God het gese: "En Ek sal vyandskap stel tussen jou en die vrou, en tussen jou saad en haar saad. Hy sal jou die kop vermorsel,en jy sal hom in die hakskeen byt." Julle sien, God het van die begin af reeds belowe dat hy die duiwel sal vernietig. God het gese dat die duiwel se kop sal vermorsel word- dit is n dodelike hou. God het belowe dat Satan deur 'n kind van die vrou sal vernietig word. Maar terselfdertyd sal daar tussen die kinders van die vrou en kinders van die duiwel vyandskap wees. Satan sal altyd God se werk in hierdie wereld probeer ondermyn en aanval. Hy werk subtiel, soms deur mense en soms deur gebeure. Satan doen alles binne sy vermoë om die byeenkomste, verdediging en bewaring van die kerk te ondermyn. Hy sluip rond soos 'n brullende leeu, altyd op die uitkyk om iemand te verslind.

Verseker sou Satan ook aandag gegee het aan die gebeure in Rut 1. Hy sou hom heeltemaal daar mee kon vereenselwig dat Naomi en Elimeleg uit die beloofde land sou wegvlug om in heidense Moab te gaan woon. Dan sou hy in volle beheer van die situasie gewees het. Hy sou bly gewees het dat Maglon en Giljon met Moabietiese vrouens getrou het. Satan sou ook wou gehad het dat Naomi God vervloek en haar rug op Hom sou draai. Hy wou nie he dat Naomi lewe en geloofs gemeenskap met God het nie. Nee, die brullende leeu wil net dood en vernietiging hê. Met Rut, was dit ook so. Satan sou bly gewees het, as Rut wel na haar skoonmoeder geluister het, en na Moab toe teruggegaan het.

Maar ons genadige God het ander planne gehad. Hy wou Naomi en Rut vir sy doeleindes in die die geskiedenis van verlossing gebruik. Hy wou nie dat hulle dood en vernietiging tegemoet gaan nie. God wou gehad het dat hulle die volheid van lewe geniet. Dit is iets wat hulle nie in heidense Moab

sou kon kry nie. Moab was vol mense wat op die breë pad was na vernietiging, vol van mense wat nie God liefgehad het nie. Hulle het valse gode aanbid, gode soos Kamos. Vorige keer het ons gehoor hoe kinders opgeoffer word in die aanbidding van Kamos. Moab was 'n land vol van geestelike dood. Dit was Satan se speelplek.

Israel was anders. Die mense daar het aan Gods verbond behoort, maar in die begin van die boek van Rut lees ons dat hierdie verbonds mense leef in ongeloof en rebellie. As gevolg daarvan het God hulle onder sy verbonds dissipline gesit. 'n Hongersnood het hulle aandag getrek. God het hulle aandag gekry, en hulle het berou getoon. Daar was 'n oplewing in die land. Weer het God sy mense geseën met kos en lewe. Die verbondsverhouding was weer herstel. Die land was weer vol lewe. In Sy genade, wou God vir Naomi en Rut terugbring na daardie land vol lewe. So werk Hy genadiglik in hulle lewens om presies dit te doen. Ons tema is: **God bring Naomi en Rut genadiglik terug na Betlehem**. Ons kyk na die laaste verse in Rut 1 en sien ons die volgende:

1. Die verbitterde houding van Naomi;
2. Yahweh bly getrou aan sy verbondbeloftes

Naomi en Rut het saam Moab verlaat en teruggeloop na die Beloofde land. En kort voor lank was hulle weer terug in Betlehem, die plek waar hierdie verhaal begin het, Toe hulle aankom, het die hele dorp gegons. Veral die vroue van die dorp kon nie glo dat dit Naomi was nie. Dit wil voorkom dat hulle nie gedink het dat sy ooit weer sou terug kom nie. Miskien was hulle verbaas dat haar man en haar 2 seuns oorlede was.

Die vrouens het onder mekaar gesels en mekaar gevra : "Kan dit regtig Naomi wees?" Naomi het gehoor dat hulle haar naam noem. In Hebreeus beteken die naam "Naomi" iets soos soetheid of plesierig. Dit is 'n pragtige naam met 'n ryk betekenis. Naomi was baie bewus van die betekenis van haar naam en toe die mede- Israeliet haar naam noem, het 'n sekere emosie by haar opgekom. Sy het 'n afkeer in haar naam gekry en wat dit beteken. Sy het daarop gereageer en gese; "Moenie my meer Naomi noem nie, moenie my soetheid noem nie. Noem my Mara". "Mara" beteken bitter in Hebreeus. "Noem my Bitter."

Hoekom wou sy haar naam verander? Hoekom Mara? Want se sy: "Die Almagtige het die lewe vir my baie bitter gemaak.My lewe was vol toe ek hier weg is, maar die Here het my leeg laat terugkeer- Ek het 'n man en twee seuns gehad- ek het lewe en sekuriteit met manlike familielede gehad. Nou kom ek terug met niks. Ek het absoluut niks nie. Waarom noem julle my nog Naomi? Wat is nog soet en plesierig in my lewe? Yahweh ,die Here het teen my gedraai. Die Almagtige het 'n ramp oor my gebring. Ek is 'n doodongelukkige vrou as gevolg van God. So, nie meer Naomi nie. Die naam pas nie meer by my nie. Noem my Mara, noem my bitter, **want dit is wat ek is**."

Julle kan hier voel dat Naomi nie meer 'n goeie verhouding met die Almagtige het nie. Sy het in bitterheid haar vuis geswaai na God oor alles wat gebeur het. Jy kan selfs sê sy het God geblameer dat haar seuns en man gesterf het. Alles waarop sy vertrou het vir lewe en sekuriteit ,het God weggeneem. God het haar met niks gelos nie. In haar kop, is dit alles God se skuld.. Sy het 'n baie verbitterde houding teenoor God. Neem kennis dat sy geen persoonlike verantwoordelikheid neem nie. Daar is geen teken van enige nederigheid by haar nie. Sy kon gesê het: "Wel ,ons het verdien wat ons gekry het. Ons het probeer om weg te vlug van God. Ons het gedink ons sal 'n voller lewe kry in heidense Moab, maar God het ons ingehaal. Hy het ons die straf gegee wat ons verdien. Hy

het my man en seuns weggeneem. Ek het op hulle vertrou vir lewe en sekuriteit en Hy het dit weggeneem sodat ek kan leer om op Hom te vertrou. Ek het nodig gehad om ‘n les te leer.” Nee, inteendeel, dis nie wat Naomi gesê het nie, nie eers naastenby nie. In plaas daarvan het sy haar vuis vir God geswaai in bitterheid en alle skuld vir wat gebeur het op Hom geplaas.

Geliefdes,in ‘n sin was Naomi reg. God het al hierdie dinge gedoen in haar lewe.Hy is soewerein in beheer van alle dinge.Hy beheer alles wat ons ervaar sowel die goeie, asook die slegte . In Naomi se geval, was God besig om teen haar te getuig. God het rampspoed in Naomi se lewe bewerk, sodat sy kan wakker skrik, berou kry en terug keer na God in geloof. Die dinge wat met haar gebeur het , was nie nutteloos nie. God het agter die gebeure gestaan en hy het ‘n doel met alles gehad. Sy bedoeling was goed. Sy plan vir Naomi was ‘n goeie plan. Indien haar man en seuns bly lewe het, en as hulle nog ‘n klomp kleinkinders sou gekry het sou hulle heelwaarskynlik gerieflik in Moab gebly het, en nie terug gekeer het na Bethelehem nie. Sou hulle teruggekeer het na die land waar God hulle belowe het dat Hy tussen hulle sal woon? Sou hulle teruggekeer het na ‘n land waar daar toegang was vir versoening en hernuwde gemeenskap deur die offers wat geoffer is by tabernakel? God het ‘n doel gehad met al hierdie gebeure . Haar verbitterde houding was nie die regte houding van ‘n kind van die Here wat Hom ken en op Hom vertrou nie. Dit was ‘n sondige reaksie.

Ons teks wys uit presies wat dit is. Die sonde van bitterheid word blootgelê as ‘n waarskuwing vir ons. In Sondag 10 van die Heidelbergse Kategismus bely ons van God se voorsienigheid. “ Dat Hy hemel en aarde en al die skepsels asof met Sy hand nog onderhou en regeer, dat lower en gras, reën en droogte, vrugbare en onvrugbare jare, voedsel en drank, gesondheid en siekte, rykdom en armoede en alles ons nie per toeval nie maar uit sy Vaderhand toekom.” God het ‘n goeie doel en plan gehad met al hierdie dinge, al kan ons nie altyd Sy plan of doel sien nie.

As daar moeilike tye kom en ons het teëspoed en ons word verbitterd, moet ons onsself vra: Teen wie is ons verbitterd? Ons goeie God is in beheer van alle dinge: vrugtevolle en droe jare, gesondheid en siekte, rykdom en armoede, alles! En dan moet ons nie ons vuis verbitterd swaai na God en vir Hom kwaad word nie, Hom vir al ons probleme blameer? Of net onverskillig wees teenoor Hom en Hom ignorer. As dit lyk asof hy sy rug op ons gedraai het?, sal ons dit met Hom ook doen?

Nee, broers en susters, daar is ‘n beter manier. Dit is die manier soos dit beskryf is in die Heidelbergse kategismus Sondag 10. “ Dat ons in alle teespoed geduldig en in voorspoed dankbaar kan wees.Verder dat ons ook vir die toekoms ‘n vaste vertroue in ons getroue God en Vader kan stel dat geen skepsel ons van sy liefde kan skei nie.” Jy kan die eggos van Romeine 8:38-39 in die mooi woorde hoor. Ons moenie as dinge moeilik word, verbitterd word teen God of Hom ignoreer nie, ons moet eerder op Hom vertrou dat Hy vir ons beswil alles reg sal laat uitwerk . Moet ons nie op die liefde van ons Vader, en op sy goeie planne vir ons vertrou nie? Jesus Christus is lief vir ons soos sy eie kinders, Hy belowe en verseker ons dat dinge ten goede vir ons sal uitwerk as ons in Hom glo. Hy belowe in Romeine 8:28, “En ons weet dat vir hulle wat God liefhet, alles ten goede meewerk, vir hulle wat na sy voorneme geroep is.” So , waarom moet ons bitter wees as dinge nie loop soos ons dit wil he nie? Daarom is dit ook waar dat ons persoonlike verantwoordelikheid neem vir die moeilike tye wat ons ervaar. God probeer ons aandag kry! Bitterheid gaan ons nie help om nader aan God te groei nie- dit sal nooit eindig in vreugde of vrede nie.

Dit is waarom Efesiers 4:31 ons daar aan herinner om ontslae te raak van alle bitterheid . Dit pas nie by ons as Christene nie. Dit pas nie by die wat verenig is met Christus nie. Dink daaroor na. As jy dink aan Jesus, en hoe hy vir ons geopenbaar is in Skrif, sien julle 'n bitter man? Waar Hy vandag sit aan Gods se regterhand, dink julle hy het enige bitterheid of haat? Natuurlik nie. Hy was nooit bitter en sal ook nooit wees nie. Hierdie sonde het hy nooit gedoen nie, en sy gehoorsaamheid daar van, is ook in jou rekening gekrediteer. Hy het betaal vir al ons bitterheid met sy lyding en dood op die kruis , insluitende alle bitterheid wat ons ooit gehad het teen God. Alles het hy tenvolle met sy bloed betaal! Geliefdes , word bemoedig om te weet dat God se genade genoeg is om dit alles te bedek. Glo dit. Deur die Heilige Gees , is ons verenig in geloof met hierdie Verlosser. Hy is die wingerd en ons die takke. Hierdie takke is ingeënt op die stam so dat dit lewendig kan word en vrugte dra. God se doel en plan is dat ons lewens al hoe meer op Jesus Christus wys. Daarom moet ons alle bitterheid aflê, veral bitterheid teenoor ons genadige en soewereine God.

Selfs nou dat Naomi so verbitterd teen Hom is, het God aan haar bly werk, hy het haar nie verlaat nie. Hy het 'n plan om deur Naomi, en meer spesifiek Rut haar skoondogter te werk. Onthou dat in vers 16 het Rut gesê dat Naomi se God gaan haar God wees. Rut het Kamos en die ander Moabietiese gode en godinne agtergelaat. Sy gaan nou Yahweh dien. Sy het daardie belofte gemaak toe hulle Moab verlaat het. Sy het geweier om terug te gaan, en het met Naomi na Israel gereis.

Rut is by Naomi as hulle Betlehem aan kom. Rut het waarskynlik Naomi se bitter woorde wat op haar sondige en verbitterde houding gewys het, gehoor. "Jou God is my God, Naomi. Hierdie God teen wie jy so verbitterd is, is my God." Julle mag dalk dink dat Rut, haar belofte aan God sal heroorweeg nadat sy hierdie tirade van haar skoonma aangehoor het. "Miskien het ek te gou gepraat , toe ek gesê het, 'Jou God is my God.' Sy is dan verbitterd teenoor Hom, hoekom sal ek Hom wil dien?" Maar ons lees niks daar van nie. En sy sê ook nie, "Wel, as dit is hoe God is, vergeet dit dan maar. Naomi kan haar God hou teen wie sy so bitter is. Dit was alles 'n groot fout. Ek gaan na Moab terug ." Nee, inteendeel, ek wil hê dat julle moet sien dat ons God Yahweh aktief besig is met Rut, sodat sy nie omdraai nie.Hy werk met sy Heilige gees in haar sodat sy sal volhard om God van Israel , as haar God na te volg. Die soewereine God het Rut geroep om sy kind te wees en Hy laat haar nie los nie, ook laat Hy haar nie toe om van Hom af weg te gaan nie.

In die vorige preek wys ek daarop dat die skrywer van die boek Rut ons in vers 22 laat sien dat dit nie net oor die terugkeer van Naomi gaan nie, maar ook oor die terugkeer van Rut. Op die eerste oogopslag wil dit vreemd voorkom, want Rut is nie van Israel nie, sy is van Moab. Hier in vers 22 word dit beskryf dat hulle altwee terugkeer na die Beloofde land. Rut keer terug na waar sy behoort te wees. God wil haar weer deel maak van Sy kerk, om Hom te aanbid en nie Kamos nie .Die laaste sin van hierdie hoofstuk is ook betekenisvol: "en hulle het in Betlehem gekom in die begin van die gars-oes." Dit was in die tyd van Pinkster, die fees van weke. Die mense het die fees van die gars-oes gevier, maar hulle het ook vooruit gekyk na die tyd wanneer God 'n oes van al die nasies sal inbring.

Rut was deel van die eerste -vrugte van daardie oes. Sy wys vooruit na 'n tyd wanneer ons Verlosser Jesus mense van elke nasie, stam en taal sal red. As ons vooruit kyk na die Nuwe Testament , sien ons dat dit in die boek van Handelinge met groot krag begin. Dwarsdeur daardie boek, het God baie Heidene gered en hulle tot 'n reddende geloof in Christus gebring.-Daardie agter kleinkind van Rut, die saad van die vrou, wat definitief die kop van die slang sal vermorsel by die kruis. Natuurlik, is dit maar net die begin van God se getroue handeling om sy kerk te vergader uit die nasies, deur die

eeue heen. Eendag sal ons sien wat Johannes gesien het in Openbaring7:9, "'n groot menigte wat niemand kon tel nie, uit alle nasies en stamme en tale; hulle het gestaan voor die troon en voor die Lam…" saam sal ons God se lof sing tot in ewigheid. Mense van elke nasie, elke etniese agtergrond, sal terug gekeer na hulle Skepper en God. Daarvoor sal Hy verewig geloof word. God sal dit laat gebeur. Dit het hy belowe en hy is betroubaar.

As ons rondkyk na ons eie gemeente, sien ons dit alreeds. Baie van ons het 'n Nederlandse agtergrond, maar daar is ook die met 'n Engelse agtergrond. Ons het ook mense met 'n Afrikaanse agtergrond en dalk nog ander wat hier nie genoem word nie. Dit is wonderlik! Deur sy getroue handeling, het ons genadige God ons bymekaar gebring in hierdie kerk. Die verskeidenheid in die kerk reflekteer God se bedoelings om mense van alle nasies te red. Hy het dit met Rut gedoen en Hy doen dit nog vandag. Hy doen dit vir die lof van sy wonderlike genade, so dat ons saam ons getroue God kan prys.

Gieliefdes, op hierdie oggend word ons weer opgeroep om God se beloftes te glo. God roep ons om Hom te glo toe hy belowe het dat alle sonde en boosheid eendag totaal weggeneem sal word. Hy roep ons om sy belofte te glo dat Jesus die kop van die slang vermorsel het. Die slang kan nie meer in die pad staan van Christus se vergadering van sy kerk met ons of ander nie. Ons word geroep om te glo dat Yahwe ons getroue God is, en dit wat Hy in sy soewereine genade gedoen het, daarom sal ons eendag langs Rut staan in die groot menigte wat bymekaar gemaak is deur die Lam. Ons sien God werk in Rut 1. Hy maak beloftes en hy hou dit. Tenspyte van die pogings van Satan en sondige mense om sy planne te fnuik, werk God steeds getrou. Ons God is sterker as die duiwel en baie sterker as sondige mense. Hou vol om op hierdie genadige God te vertrou wat altyd getrou is aan sy Woord. AMEN

*verander na Suid Afrikaanse omstandighede.